# Wikipedia

# Asturies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Asturies** (*Asturianu* in Asturies, [astuˈɾjanu]) is 'n Romaanse taal wat in sommige dele van die Spaanse provinsie Asturië gepraat word. In Asturië word die taal deur middel van statutêre reëlings wat verband hou met die Outonome Status van die streek beskerm, en is dit'n keusevak op skool. Vanweë diglossie tussen Asturies en Spaans beskou sommige vakkundiges dit as 'n dialek van Leonees, maar deesdae word dit as 'n afsonderlike taal gereken.

| **Asturies**<br>***Asturianu*** | |
|---|---|
| Uitspraak: | [astuˈɾjanu] |
| Gepraat in: | Spanje |
| Gebied: | Asturië |
| Totale sprekers: | 550 000[1] |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Romaans<br>Wes-Romaans<br>Gallo-Iberies<br>Iberoromaans<br>Wes-Iberies<br>Astur-Leonees<br>**Asturies** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Spanje<br>▪ Asturië |
| Gereguleer deur: | Academia de la Llingua Asturiana |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | - |
| ISO 639-2: | ast |
| ISO 639-3: | ast (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=ast) |



Chronologiese kaart van die taalkundige evolusie in Suidwes-Europa tussen 1000 en 2000

Die taal het uit Latyn ontwikkel met bydraes van die voor-Romaanse tale wat in die gebied van die Astures, 'n ou stam op die Iberiese Skiereiland, gepraat is. Kastiliaans Spaans bereik die gebied later, in die 14de eeu, toe die sentrale regering gesante en amptenare gestuur het om politieke en kerklike posisies te vul.

Sedert 1980 word daar baie moeite gedoen om Asturies te beskerm en te bevorder. Maar die toestand van die taal is kritiek, met 'n groot daling in die aantal sprekers in die laaste honderd jaar. Portugal het 'n verdere stap ter beskerming geneem deur ook die taal te erken.

Die weiering om Asturies amptelik te erken doen afbreuk aan die taal. Sprekers kan nie die taal in hulle daaglikse lewe gebruik nie omdat nog die regering, nog privaatinstellings dokumente in Asturies aanvaar, en nie aandag daaraan skenk om mense wat in Asturies met hulle wil kommunikeer, te akkommodeer nie. Sommiges beweer dat Asturies oor twee geslagte moontlik sal uitsterf.

Ondanks al die probleme wat die beleid van sowel die Asturiese as die Spaanse regering veroorsaak het, het die aantal jongmense wat Asturies aangeleer het en gebruik (veral as geskrewe taal) in die laaste paar jaar gestyg, veral onder intellektuele en polities aktiewe Asturiane en Leoneze wat trots is op hulle streeksidentiteit.

Aan die einde van die 20ste eeu het die *Academia de la Llingua Asturiana* aktiwiteite onderneem ter oorlewing van die taal: 'n grammatika, 'n woordeboek en tydskrifte. 'n Nuwe geslag van skrywers is tans aktief in die taal.

Asturiano central
Asturiano occidental o leonés
Asturiano oriental
Mirandés
-HABLAS DE TRANSICIÓN-
Gallego-asturiano (entre el gallego y el asturiano)
Montañés (entre el castellano y el asturiano)
Extremeño (entre el castellano y el asturiano)

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Sien ook

- Asturiese Wikipedia

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Asturian" (https://www.ethnologue.com/language/ast) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200416104326/https://www.ethnologue.com/language/ast) vanaf die oorspronklike op 16 April 2020. Besoek op 21 Julie 2018.


## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Asturies.
-
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Asturies.
- L'Academia de la Llingua Asturiana (http://www.academiadelallingua.com/), die amptelike Asturiese taalkomitee.

| | |
|---|---|
| | **Italiese tale** |
| **Italiese groep** | Oskies \| Umbries \| Faliskies \| Latyn |
| | **Romaanse tale** |
| **Iberoromaans** | Aragonees \| Asturies \| Galicies \| Katalaans \| Ladino \| Leonees \| Portugees \| Spaans |
| **Galloromaans** | **Langues d'oil:** Frans \| Gallo \| Lorreins \| Normandies (Auregnais \| Guernésiais \| Jèrriais \| Sercquiais) Pikardies \| Champenois \| Waals \| Anglo-Normandies<br>**Oksitaans:** Aranees \| Auvergnat \| Gaskons \| Languedokies \| Limousin \| Provensaals<br>Frankoprovensaals |
| **Galloitalies** | Lombardies \| Monegaskies \| Piëmontees \| Venesiaans |
| **Retoromaans** | Romansch \| Ladinies \| Friulaans |
| **Italoromaans** | Dalmaties \| Italiaans \| Napolitaans |
| **Suid-Romaans** | Korsikaans \| Sardies (Campidanies, Galluraans, Logudories, Sassaries) \| Sisiliaans |
| **Balkanromaans** | Aroemeens \| Istro-Roemaans \| Meglenoroemaans \| Roemeens |

